SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 3 APRIL 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

Terwyl daar aandag gegee word aan die probleme wat sommige lede ervaar met toegang tot die SARL-webbladsye, is 'n bykomende kanaal nou vanaf hierdie Sondag beskikbaar. Teken in by www.amateurradio.org.za om die weeklikse SARL News-oudio-opnames af te laai en om Amateur Radio Today te luister of af te laai.

In die nuus vandag:

DIE SARL NEEM AMATEUR RADIO NA DIE DIGITALE ERA SIMPOSIUM HIERDIE SATERDAG

DIE EERSTE FT4-KOMPETISIE OP 9 APRIL

en

KOM OP DIE LUG VIR WÊRELD AMATEUR RADIO DAG

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin ons bulletin met die nuus van vyf stil sleutels.

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat die sleutels van die volgende radio amateurs stil geword het. Roy Newman, ZS2RN op 22 Augustus 2021; Louis Spadavecchia, ZS6CEV gedurende 2021; Stef Terblanche, ZS4AX/6 op 14 Maart 2022; Herman Rothenberg, ZS6JH op 29 Maart 2022 en Johan van Tonder, ZS6TY op 30 Maart 2022

Johan, ZS6TY het die stryd teen kanker verloor. Hy het in die Oos-Rand Radioklub grootgeword saam met sy broer Andre, ZS6HE, sy pa was Van van Tonder (SK). Nadat hy na Klerksdorp verhuis het, was Johan lief vir op die lug aktiwiteite soos kompetisies, HABEX en BACAR. Hy was 'n Erelid van die Mooirivier ARK. Ons betuig ons innige meegevoel met sy dogter Anine, seun Cobus en sy broer Andre, ZS6HE.

Ons betuig ook ons innige meegevoel met Colin Rothenberg en ook aan die families en vriende van die ander radio amateurs.

POUSE

Jy luister na   nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE SARL NEEM AMATEUR RADIO NA DIE DIGITALE ERA SIMPOSIUM HIERDIE SATERDAG

Die Neem Amateur Radio na die Digitale Era Simposium sal om 09:00 op Saterdag 9 April 2022 op die BlueJeans-platform begin. Na die openingstoespraak deur die SARL-president, Nico van Rensburg, ZS6QL, sal Dominic White van Orange Cyberdefense die hooftoespraak lewer getiteld "Waarom radio amateurs enkripsie moet vermy." Dan sal Sylvain Azarian, F4GKR, President IARU Streek 1 "SDR Toepassings vir Amateur Radio: Hoe werk hulle?" gevolg deur Cor Rademeyer, ZS6CR met die opsporing van RF-voortplantingsversteurings deur GPS-posisie data te ontleed.

Na 'n virtuele koffiepouse sal Brian Jacobs ZS6YZ die SARL tweede generasie baken program bespreek en Hans van de Groenendaal ZS6AKV stel die vraag, So jy het 'n veraf twee meter baken gekopieer. Wat nou? Na nog 'n virtuele koffiepouse, bespreek Anton Janovsky, ZR6AIC die bou van 'n SDR-gedrewe satelliet en ons kyk na die NCDXF Internasionale Baken Projek. Aan die einde van die Simposium sal 'n gelukkige trekking gehou word - jy moet gekoppel wees om 'n kans te staan om 'n prys te wen!

Die volledige program kan gevind word op bladsy 9 van die April 2022 Radio ZS. Deelname is gratis vir lede van die SARL, AMSAT SA en IARU-Lidverenigings. Om te registreer en vir meer besonderhede besoek www.sarlorg.za of www.amsatsa.org.za. Registreer vandag.

DIE SAMOK APRIL WOORDSOEK HET OP VRYDAG 1 APRIL BEGIN

Die Suid-Afrikaanse Morse Operateursklub April Woordsoek duur van 1 tot 30 April ter nagedagtenis aan Samuel Finley Breese Morse, 27 April 1791 - 2 April 1872. Die idee is dat operateurs genoeg stasies moet werk om een letter van elke roepsein te kan gebruik om te spel - "I wandered lonely as a cloud; That floats on high o'er vales and hills; When all at once I saw a crowd; A host, of golden daffodils." Jy kan enige amateur band gebruik behalwe vir 12, 17, 30, 60, 630 en 2 200 m. Die SAMOK sal ook die Klub roepsein, ZR6CW, vir die maand van April aktiveer. Kry al die inligting op bladsye 52 tot 54 in die Blou Boek.

Jy luister na   nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

Die SARL Herfs QRP-kompetisie duur van 12:00 tot 13:30 UTC op Saterdag 9 April 2022 met GG en ESB-aktiwiteit wat 5 watt of minder gebruik. Die eerste 45 minute is beperk tot die 40 meter band en die laaste 45 minute op alle kompetisie bande. Die uitruiling is 'n realistiese RS- of RST-verslag en jou 6-karakter-ruitvierkant. Dit is die ideale kompetisie om 'n veldstasie op te rig en 'n piekniek te hou of te gaan visvang. Kry die reëls op bladsy 70 van die Blou Boek en moenie daardie foto van jou stasie in aksie vergeet nie. Gaan die Algemene Reëls na vir die definisie van 'n enkele operateur en 'n multi-operateur.

As jy FT8 bedryf, is jy gereed vir hierdie opwindende streeks kompetisie. Al

wat jy hoef te doen is om FT4-modus in jou WSJT-X-sagteware te kies en dan hande te skud met ons bure in Afrika suid van die Sahara. Die Streeks FT4-kompetisie duur van 15:30 tot 17:30 UTC op Saterdag 9 April. Die QSOs wat jy tydens die kompetisie maak, kan vir jou Alle Afrika-toekenning gebruik word. Die Excel-logstaat is beskikbaar op die kompetisie bladsy op die SARL-webwerf. Die reëls is op bladsy 73 van die Blou Boek. Sterkte, sien uit om jou in die waterval te sien.

KOM OP DIE LUG VIR WÊRELD AMATEUR RADIO DAG

Maandag 18 April is Wêreld Amateur Radio Dag. Dit is ook 'n openbare vakansiedag wat die Paasnaweek eindig. Dit was op 18 April 1925 dat die Internasionale Amateur Radio-unie (IARU) tydens die Internasionale Radio Telegraaf konferensie in Parys gestig is. Daarom vier radioamateurs wêreldwyd hierdie dag elke jaar met spesiale aktiwiteite.

Die SARL sal op 18 April 2022 'n WARD-sertifikaat uitreik aan radio amateurs wat QSO's maak en 'n logstaat by secretary@sarl.org.za indien. Om vir die 2022-sertifikaat te kwalifiseer, moet daar ten minste 'n QSO met twee SARL-raadslede en 'n QSO met drie Radioklub stasies wees – nie jou eie Radioklub nie! Kry al die inligting op bladsy 7 en 8 van die April 2022 Radio ZS. Jan, ZT4T sal ook op 18 April op 7 100 en 3 700 MHz aktief wees.

KLUB NUUS

Die Magalies Amateurradioklub gaan op Saterdag 23 April 2022 antennas bou. Die geleentheid vind by die Klubhuis plaas. Indien jy belangstel, besoek asseblief die MRK webwerf by www.zs6mrk.org en laai die vorm af, maak die betaling en jou onderdele sal bestel word.

By die Hibiskus kus ARK AJV wat op 27 Maart 2022 gehou is, is die volgende lede gekies om vir die daaropvolgende jaar op die komitee te dien. Almal het hul waardering uitgespreek vir die uittredende Komitee en wens die aankomende een die beste toe vir die jaar.

Voorsitter: Louis Koen, ZS5LS

Ondervoorsitter en Sekretaris: Gawie Hoon, ZS5R

Assistent-sekretaris: Brian Best, ZS5SB

Tesourier: Tim Larsen, ZS5TIM

Kompetisie-koördineerder: Jess Hawes, ZS5YAT

Velddag koördineerder: Sid Tyler, ZS5AYC

KOMPETISIE UITSLAE

Veertien logstate is ontvang vir die eerste been van die SARL BHF/UHF ESB-kompetisie wat op 19 en 20 Maart 2022 gehou is.

1ste Carl Minne, ZS6CBQ – 8 205 punte

2de Nico Oelofse, ZS4N – 5 223 punte

3de Koos Greyvenstein, ZS6KSG – 5 058 punte

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak gematig gaan wees. Tans is daar ses sonvlekke met eenvoudige tot gevorderde magnetiese samestellings sigbaar. Daar is ’n waarskynlikheid van M-klas en ’n geringe kans van X-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan ’n verwagte effektiewe sonvlektelling van 75 vir die week gebruik. Radio amateurs kan goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

1 tot 30 April –die SAMOK April Woordsoek

5 April – alle skole open

7 April – die SARL 80 m QSO Partytjie

9 April – die SARL Neem Amateur Radio na die Digitale Era, die Herfs QRP kompetisie en die Streeks FT4 DX kompetisie

12 April – die sluitings datum vir die 80 m QSO Partytjie logstate

14 April – die sluitings datum vir die Herfs QRP and FT4 logstate

15 April – Goeie Vrydag;

17 April – Paassondag en die ZS4 QSO-partytjie

18 April - Familiedag en Kom op die lug vir Wêreld Amateur Radio Dag

22 April – Registrasie vir die Mei RAE sluit en die sluitingsdatum vir ZS4 logs

22 en 23 April – die Lyrids Meteoorreën

23 April – die SARL Algemene Jaarvergadering

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die Neem Amateur Radio na die Digitale Era Simposium sal om 09:00 op Saterdag 9 April 2022 op die BlueJeans-platform begin. Die volledige program kan gevind word op bladsy 9 van die April 2022 Radio ZS. Deelname is gratis vir lede van die SARL, AMSAT SA en IARU-Lidverenigings. Om te registreer en vir meer besonderhede besoek www.sarlorg.za of www.amsatsa.org.za. Registreer vandag.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien.

Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Johan de Bruin, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.